# Eer aan die Vader



Eer aan die Va - der, wat al - les ge-maak het;



eer aan die Seun, ons Ver - los - ser en Vriend;



eer aan die Gees wat ons lei in die waar - heid



aan God drie - e - nig ons lof en ons lied.

*Refrein*



E - re aan God! Die Heer van al - le he - re



woon ook in ons deur sy Woord en sy Gees.



Gee ons die lief - de, ge - loof en ver - trou - e



om u ge - hoor-sa -me kin - ders te wees.

2.
Heiland, aan U
al ons dank en aanbidding -
U het kom soek, ons van sonde gered.
Deur u verdienste kom ons na die Vader;
hoor Hy sy kinders se lied en gebed.
*Refrein*

3.

Wek in ons liefde, o Heer,
vir u waarheid;
waarheid gee insig,
versterk en maak vry.
U is die Waarheid,
die Weg en die Lewe;
U woon in ons en laat ons in U bly.

*Refrein*

4.
Maak ons, o Heer,
u getroue getuies
dat ons met vreugde dit oral vertel:
Christus, oorwinnaar
oor dood en oor chaos,
Hy ken ons nood,
Hy kom red en herstel.
*Refrein*

5.
Heer van die skepping
en Heer oor ons lewe,
niks wat u aandag,
u almag ontgaan.
Groot is u werke,
herskeppend u liefde;
heerlik, o Heer, is u heilige Naam.
*Refrein*